SUID AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 1 MEI 2005

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in SuidAfrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar sowel as per Echolink vanaf ZS6FCS.

In die nuus vandag:

QSL-BURO BIED ADDISIONELE DIENS AAN

VERSOEK AAN ALLE LEDE OM HUL E-POSADRESSE NA TE GAAN
VOORLOPIGE UITSLAE VAN DIE MAART 2005 BHF/UHF-KOMPETISIE
Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL se webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675 2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Die SARLnuusdiens maak staat op nuusinsette van klubs en individue aangaande amateurradioaktiwiteite. Plaas asb. U berigte op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za/newsinbox.asp nie later nie as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan. Indien moontlik doen dit asb. in Afrikaans sowel as Engels, maar, gaan asb. veral syfers behoorlik na voordat u die berig instuur, die redakteur kan teksfoute geredelik regstel maar met syfers is dit nie so maklik nie.

U luister na ZS6SRL en die nuus volg in besonderhede.

QSL-BURO BIED ADDISIONELE DIENS AAN.

Is U 'n lid van die SARL en besit U meer as een roepsein? U kan nou enige aantal roepseine wat gekoppel is aan U hoofroepsein gratis registreer. U hoofroepsein moet die roepsein wees wat gebruik word wanneer U die SARL-lidmaatskapfooi betaal.

Is U die verantwoordelike persoon vir 'n Spesiale Geleentheidsroepsein? Indien U van die QSL-buro wil gebruik maak om enige kaarte vir so 'n Spesiale geleentheidstasie te hanteer word van U verlang om 2 dinge te doen:

1) U kan hierdie roepsein aan U eie roepsein koppel. Indien U 'n opbetaalde lid is sal hierdie kaarte by die QSL-buro hanteer word met die gewigsbeperking vir DX-uitgaande kaarte wat aan U persoonlike gewigsbeperking van 3 kg (nagenoeg 1 000 kaarte) gekoppel is. U kan addisionele gewigseenhede aankoop in inkremente van 1 kg teen R100,00 per kg (nagenoeg 330 kaarte).

2) of U kan registreer en as ’n gewone lid van die SARL betaal vir hierdie roepsein, in welke geval U kaarte hanteer sal word soos vir ’n gewone lid.

Die voordeel van registrasie van sulke roepseine is: a) Die roepseine sal in die SARL-web se roepseinboek verskyn, gewoonlik binne 2 weke en b) die QSL-buro sal onmiddelike toegang tot die QSL-inligting van sulke kaarte hê. Indien sulke roepseine nie geregistreer word nie kan dit gebeur dat kaarte vir sulke roepseine nie deur die QSL-buro geprosesseer sal word nie.

Die vorm wat gebruik moet word om sulke roepseine te registreer is op die SARL se webblad beskikbaar. Gaan ook op die webwerf na vir nadere besonderhede oor onlangse veranderings aan die QSL-buro.

VERSOEK AAN ALLE LEDE OM HUL E-POSADRESSE NA TE GAAN
Die SARL-kantoor gaan binnekort lidmaatskapfakture vir die jaar 2005/2006 uitstuur. Fakture sal per e-pos aan alle lede, wat geldige e-posadresse besit, uitgestuur word. Dit sal die SARL ’n aansienlike bedrag aan druk- en posgeld bespaar.

Alle lede word versoek om hul e-posadresse op die SARL-databasis na te gaan en seker te maak dat dit korrek is. Dit kan gedoen word deur op die SARL-webblad in te skakel by www.sarl.org.za en U inskrywing in die roepseinboek na te gaan. Verbeterings kan aan Vee by e-pos admin@sarl.org.za of per faks by 011 675 2793 gestuur word.

VOORLOPIGE UITSLAE VAN DIE MAART 2005 BHF/UHF-KOMPETISIE
Die kompetisiekomiteee het die voorlopige uitslae van die eerste been van die 2005 SARL BHF/UHF-kompetisie, wat oor die naweek van 12 en 13 Maart gehou is, bekend gemaak. Enige navrae moet binne 14 dae by die kompetisiekomitee ingedien word, hierna word hierdie uitslae as die finale uitslae beskou.

Enkeloperateur Tuisstasie:

1ste Lee, ZS5LEE, 533 496 punte: 2de Hal, ZS6WB, 217 351 punte: 3de Ken, ZS2BWB, 195 174 punte: 4de Nasri, ZS1NAZ, 47 132 punte: 5dw Kevin, ZS6KEV, 41 387 punte.

Enkeloperateur Veldstasie:

’n Kontrolelog is vanaf Amaro, ZS6AVO, ontvang.

Multioperateur Tuisstasie:

1ste Sasolburg ARK, ZS4SRK, 41 647 punte.

Multioperateur Veldstasie:

1ste Oosrand ARK, ZS6ERB, 330 385.5 punte: 2de Sandton ARK, ZS6STN, 199 579 punte.

Enkeloperateur Beperkte stasie (Swerwer):

1ste Derek, ZS5Y, 33 992 punte: 2de Al, ZS2U, 20 898 punte: 3de George, ZR2GLP, 16 666 punte.

Afedelingwenners:

Afd 1 Nasri, ZS1NAZ: Afd 2 Ken, ZS2BWB: Afd 3 Nil: Afd 4 Sasolburg ARC, ZS4SRK: Afd 5 Lee, ZS5LEE: Afd 6 Hal, ZS6WB.

Langste Afstand per Band:

50 MHz Lee, ZS5LEE, - Kjell, SM7BAE, 9 635 km: 70 MHz Sasolburg ARK, ZS4SRK, - Malcolm, ZR6MDK, 52 km: 144 MHz Lee, ZS5LEE, - Gary, KB8RQ, 13 730 km; 432 MHz Hal, ZS6WB, - Willem, ZS6WAB, 239 km.

VAN DIE SOEKE NA BI TOT DIE NUUTSTE SATELIET BY SENTEK AMSATCOM 2005

Die soektog na Buiteaardseintelligensie is geensins iets van die verlede nie; radioamateurs en ruimteëntoesiaste het oorgeneem waar regerings teruggestaan het. Die onderwerp is een van baie wat by SENTEK se AMSATCOM 2005 bespreek sal word op Saterdag 14 Mei by die Nasionale Amateurradiosentrum.

Getiteld "Project Argus - join the search for detecting microwave radiation from technology advanced civilisations out to a distance of several hundred light years", sal bespreek word deur Prof. Alex Antonites van die Universiteit van Pretoria en die Suid-Afrikaanse verteenwordiger van die SETI-liga, 'n organisasie aan die voorpunt van navorsing.

Die konferensie vier die 25 jarige bestaan van die Suiderafrikaanse Amateurradiosatellietvereniging. "die borgskap wat ons van Sentek ontvang het, het ons in staat gestel om 'n groep interessante sprekers vanuit Suid-Afrika saam te trek" het SA AMSAT se President Hans van de Groenendaal gesê. "Ons mikpunt was om 'n hele reeks onderwerpe, wat nie alleen van belang is vir radioamateurs nie, maar om 'n wye spektrum mense te betrek wat belangstel om 'n aspek van wetenskap hul stokperdjie te maak. Die ander doelwit was om dit bekostigbaar te maak en dit is hoekom die borgskap so belangrik is".

Die program dek sulke onderwerpe soos hoe om met satellietkommunikasie te begin, ontwerp van 'n outomatiese antennarigter en kommunikasie dmv. die weerkaatsing van seine vanaf die maan. SA-Vuurpylassosiasie sal 'n voordrag lewer oor amateurvuurpylwerking, nog 'n interresante aktiwiteit vir jonk en oud. Party van die nuutste kommunikasietegnologie soos 3G en Vsatkommunikasie sal ook bespreek word.

'n Vol program sowel as registrasieinligting kan vanaf www.saamsat.org.za verkry word of deur 'n faks of e-pos aan saamsat@intekom.co.za. Daar is 'n vroeë registrasiefooi vir besprekings gemaak voor 7 Mei.

INTEGNET ONDERSOEK MOONTLIKHEDE OM AMATEURRADIO BY DIE JEUG AAN TE MOEDIG.

Gedurende verlede Sondag se Integnet met kommunikasiemeester Clive Simpkins, het die bespreking hoofsaaklik gegaan oor hoe om amateurradio na die jeug te bring en hoe om die voordele van amateurradio aan die jeug voor te lê. Heelwat interessante idees het uit die bespreking na vore gekom. Die eerste groot geleentheid sal op Jeugdag op 16 Junie wees. Hoe kan ons Jeugdag anders maak? Jou idees sal verwelkom word. Stuur 'n e-pos aan armi@sarl.org.za, of bel 088 100 3400 en laat jou kommentaar en idees opneem. Oproepe word teen plaaslike Telkomtariewe gemaak.

Die vraag oor hoe om radioamateurs wat nie lede van die SARL is nie, aan te moedig en nader te trek is ook bespreek. Een van die deelnemers het gesê dat vir hom is dit assuransie. "waar kan ek 'n goedkoop polis wat my belegging in toerusting dek kry? Die SARL beskerm ons frekwensies, hou goeie kontak met OKOSA en DvK om toe te sien dat die belange van amateurradio op die voorgrond gehou word. Dit is vir my genoegsame rede, die res soos die weeklikse vloei van inligting, op die lug aktiwiteit, QSL-buro en baie meer is blote bonusse." Het hy gesê.

Die volgende Presidentsnet en Integnet sal op Sondag 29 Mei 2005 gehou word.

HAMNETKOMMUNIKASIEOEFENING

'n Amptelike HAMNET-komunikasieoefening sal oor die naweek 13 - 15 Mei in die Kaapstad-, Ceres-, De Doorns-en Worcestergebied gehou word.

Verskeie rolspelers sal genooi word om deel te neem en die oefening so realisties moontlik te maak.

HF-frekwensies wat gebruik sal word is: 3,650 MHz, 3,695 MHz en 7,070 MHz LSB vir plaaslike bevel en beheer, terwyl 10,130 MHz en 14,225 MHz HSB gebruik sal word om moniteringaksie deur die Direkteur HAMNET in Johannesburg te bewerkstellig. Bogenoemde frekwensies is almal ± QRM.

BHF-herhalerfrekwensies wat gebruik sal word is 145,650 (Hawaquas), 145,675 (Jonaskop), 145,775 (Tygerberg) asook 145,250 en 145,300 MHz simpleks.

OK's is welkom om die frekwensies te monitor, maar word versoek om die frekwensies oop te hou vir vinnige hantering van boodskappe.

'n Oriënteringskursus in rampverwante kommunikasie begin op 13 Mei 2005 om 18:30, met kommunikasieoefeninge wat die volgende dag begin waar studente die teorie in praktyk sal omsit. Die hoofbeheerstasie sal in Rawsonville gesetel wees, net buite die voorgenome rampgebied.

OOS RAND JAKKALSJAG 21 MEI

Danksy 'n donasie deur OK Doepie, ZS6BDD, is die prysgeld vir die Oos Rand Jakkalsjag verhoog.

Nie alleen bied die jakkalsjag nou net pret nie, maar is dit ook die moeite werd. Vir meer inligting besoek die SARL-Webblad.

Besprekings kan gedoen word by Johanna Harris 011-814-2121.

VOORTPLANTINGSVERSLAG

Voortplantingstoestande was weereens baie swak oor die afgelope week. Die bande maak nou natuurlik baie vroeër saans toe as gevolg van die winter, maar het gelukkig heelwat minder geraas as in die somer. Binnelands bly die 20 m band gedurende die dag nog redelik. Die sonvlekgetal het toe wel gestyg, soos verwag. Dit was Donderdag 42,9 teenoor verlede week se 19,0. Daar is wel 'n bietjie hoop in die pyplyn, naamlik vir 30 April en 1 Mei is die verwagting dat daar aktiewe periodes mag wees as gevolg van matige stormagtige toestande vanaf die son, dit kan egter net sowel die teenoorgestelde wees.

DAGBOEK VAN GEBEURE

Week beginnende 8 Mei - Kyk uit vir spesiale APRS-warmlugballonstasie, ZS6HOT; 13-15 Mei Hamnetkommunikasieoefening in die Wes-Kaap; 14 Mei - AMSATCOM 2005; 19 Mei - Radioamateurseksamen; 21 Mei - Oosrand jakkelsjag; 29 Mei - Presidentsnet en Integnet; 31 Mei - Sluitingsdatum vir deel 2 van die 2005 konstruksiekompetisie.

Die SARL nooi u om Sondae om 10:00 SAT te luister na Amateur Radio Mirror International op 17 810, 7 205 en 7 082 kHz en op verskeie herhalers te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 21:00 SAT op 3 215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentek geborg.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin wat saamgestel is deur Gustav, ZS6BWN, en gelees is deur vanuit as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

U het geluister na ZS6SRL en baie dankie dat u by ons aangesluit het. Dankie ook aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereeld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending sluit nou en SARLnuus wens u 'n aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX